# Daar klink 'n lied, daar juig 'n stem



Daar klink 'n lied, daar juig 'n stem,



dit klink oor heel Je - ru - sa - lem.



'n Hel-der nu - we dag breek aan



die Seun van God het op - ge - staan.

2

Geen graf se donker kon Hom hou,

Hy is oorwinnaar oor ons rou,

want Hy staan op beklee met mag.

Hy het die dood oorwin met krag.

3

Die dood is dood, ons vrees nie meer,

ons lewe saam met Christus, Heer;

wie in geloof op Hom vertrou,

sal ook sy heerlikheid aanskou.